Chapter 16: The Center of Hell
Hoofstuk 16: Die middel van die hel
Chapter 17: War in the Heavens
Hoofstuk 17: Oorlog in die lug
Chapter 18: Open Visions from Hell
Hoofstuk 18: Ope visioene uit die hel
Chapter 19: The Jaws of Hell
Hoofstuk 19: Die kake van die hel
Chapter 20: Heaven
Hoofstuk 20: Die hemel
Chapter 21: False Religion
Hoofstuk 21: Valse godsdiens
Chapter 22: The Mark of the Beast
Hoofstuk 22: Die merk van die dier
Chapter 23: The Return of Christ
Hoofstuk 23: Die wederkoms van Christus
Chapter 24: God's Final Plea
Hoofstuk 24: God se laaste pleidooi
Chapter 25: Visions of Heaven

- Similarity to God
- Golden Mountains
- The Building of a Mansion
- Gates of Heaven
- The File Room
- A Heavenly Ladder

Hoofstuk 25: Visioene van die hemel

- Die beeld van God
- Goue berge
- 'n Woning word gebou
- Die poorte van die hemel
- Die liasseerkamer
- 'n Hemelse leer

Chapter 26: A Prophecy from Jesus
Hoofstuk 26: 'n Profesie van Jesus
Closing Words
Slotwoord

# OPENBARING
## VAN DIE
# EWIGHEID

# DIE HEMEL
# DIE HEL

Mary K. Baxter

# DIE HEMEL HEL

"Hiervoor is jy gebore: om te skryf en te vertel van die dinge wat Ek jou gewys en vertel het. Want hierdie dinge is waar en getrou. Dit is jou taak om vir die wêreld te sê dat daar 'n hel is en dat Ek, Jesus, deur God gestuur is om mense daarvan te red."

Mary Kathryn Baxter is vir veertig opeenvolgende nagte in die gees saam met Jesus na die hel geneem, sodat sy vir die hele wêreld kan vertel dat dit 'n werklikheid is. Woorde ontbreek soms om die verskrikking van dit wat sy daar gesien en beleef het, te vertel. Maar telkens is sy weer deur God versterk en het Hy vir haar gesê wat om te skryf.

Met die lees van hierdie boek kom 'n mens opnuut in die teenwoordigheid van die lewende God. Hy praat met jou, net soos met Mary Baxter. En Hy sê oor en oor: "Bekeer jou terwyl daar nog tyd is."

Hierdie boek is nie net die kragtige getuienis van 'n vrou wat haar geheel en al tot beskikking van God gestel het nie, maar terselfdertyd God se Gees wat tot elkeen roep. Lees dit en glo – en neem Christus vandag nog as Verlosser aan.



OPENBARING VAN DIE EWIGHEID

## Contents

Foreword
Introduction
To Kathryn From Jesus
1. Into Hell
2. The Left Leg of Hell
3. The Right Leg of Hell
4. More Pits
5. The Tunnel of Fear
6. Activity in Hell
7. The Belly of Hell
8. The Cells in Hell
9. The Horrors of Hell
10. The Heart of Hell
11. Outer Darkness
12. Horns
13. The Right Arm of Hell
14. The Left Arm of Hell
15. The Days of Joel
16. The Center of Hell
17. War in the Heavens
18. Open Visions From Hell
19. The Jaws of Hell
20. Heaven
21. False Religion
22. The Mark of the Beast
23. The Return of Christ
24. God's Final Plea
25. Visions of Heaven
26. A Prophecy From Jesus Closing Words
About the Author

# INHOUD

**Voorwoord**
1. Tot binne-in die hel
2. Die "linkerbeen" van die hel
3. Die "regterbeen" van die hel
4. Nog vuurputte
5. Die tonnel van vrees
6. Aktiwiteite in die hel
7. Die middel van die hel
8. Die "selle" in die hel
9. Die verskrikking van die hel
10. Die hart van die hel
11. Die buitenste duisternis
12. Horings
13. Die "regterarm" van die hel
14. Die "linkerarm" van die hel
15. Die tyd van Joël
16. Die middel van die hel
17. Oorlog in die lug
18. Ope visioene uit die hel
19. Die kake van die hel
20. Die hemel
21. Valse godsdiens
22. Die merk van die dier
23. Die wederkoms van Christus
24. God se laaste pleidooi
25. Visioene van die hemel
26. 'n Profesie van Jesus

Slotwoord

# Foreword

Marcus Bach stated that books are often referred to as brain children, and rightly so. Not unlike the children of one's flesh and blood, these creative siblings, born by choice or chance are destined to have lives of their own. Their experiences in the world compare favorably to those of any other seminal offering. All of the human emotions are theirs. And no doubt their secret fear is that they may someday be permanently shelved and forgotten.

Unlike other books, I believe that the Holy Spirit has brought this writing into being for time and eternity. The experiences and the message are of utmost importance to the body of Christ. I believe that God's anointing will rest upon this book and minister to every person who reads these contents.

# Voorwoord

Ek glo dat die Heilige Gees vir die skryf van hierdie boek verantwoordelik is. Die dinge waarvan hier gepraat word, is van deurslaggewende belang vir die kerk van Christus. Daarom glo ek dat God self hierdie boek sal seën en dat Hy in die harte van almal wat dit lees, sal wees.

Ek besef dat die skryf van so 'n boek slegs moontlik is as die almagtige God die skrywer self versterk. Die sleutel tot die hel is in Jesus se hande en Hy het die verskriklike prys vir ons verlossing betaal.

Die skryf van hierdie boek was 'n moeisame en eensame dog verrykende ervaring. Dit was ook 'n lang proses, want dit het agt maande geneem om alles gereed te kry. Die Here het die openbarings waarna ek hier verwys, reeds in 1976 vir my gegee. Jesus het my nie net veertig dae lank allerhande dinge gewys nie, maar my letterlik tot in die hel geneem.

Jesus het vir my gesê:

"Ek gaan die realiteit van die hel aan jou openbaar, sodat baie daardeur gered kan word, en sodat baie hulle kan bekeer voordat dit te laat is."

## Dedication

This work is dedicated to the glory of God the Father, God the Son and God the Holy Spirit, Without Whom this book would not be possible.

## Introduction

I recognize that without the supernatural power of the Lord Jesus Christ, this book nor any other which proposes to deal with the afterlife could be written. Jesus alone holds the keys to hell and has paid the price for our entrance to heaven.

I found that writing this book was a long, lonely, demanding experience. In fact, the book has waited several years to be revealed. The revelations from the Lord came to me in 1976. It took eight months to put it on paper. The writing of the manuscript itself covered a period of several years and putting the Scripture references in step-by-step order took another year. Finalizing the book took the best part of the winter of 1982 and the year 1983. In addition, for a period of thirty nights, Jesus took me into hell, followed by ten nights of visits to heaven.

I see now that the Lord was preparing me to write this book when even as a child I had dream about God. After I was born again, I had a very strong love for the lost and wanted to see souls saved.

Later the Lord appeared to me in 1976 and told me that I was chosen for a special assignment, He said, "My child, I will manifest myself to you to bring people out of darkness into light. For the Lord God has chosen you for a purpose; to write and make a record of the things I will show and tell you.

"I am going to reveal unto you the reality of hell, that many may be saved, many will repent of their evil ways before it is too late.

"Your soul will be taken out of your body, by me, the Lord Jesus Christ, and transmitted into hell and other places that I want you to see. I will also show you visions of heaven and other places and give you many revelations."

Mary Kathryn Baxter

## To Kathryn from Jesus

For this purpose you were born, to write and tell what I have shown and told you. For these things are faithful and true. Your call is to let the world know there is a hell and that I, Jesus, was sent by God to save them from this torment.

# Chapter 1: Into Hell

In March 1976 while I was praying at home, I had a visit from the Lord Jesus Christ. I had been praying in the Spirit for days when all at once I felt the very presence of God. His power and His glory filled the house. A brilliant light illuminated the room where I was praying, and a sweet and wonderful feeling came over me.

Lights flowed in billows, rolling and folding into one another and rolling over and out of each other. It was a spectacular sight! And then the voice of the Lord began to speak to me.

He said, "I am Jesus Christ, your Lord, and I wish to give you a revelation to prepare the saints for My return and to turn many to righteousness. The powers of darkness are real and My judgments are true.

"My child, I will take you into hell by My Spirit, and I will show you many things which I want the world to know. I will appear to you many times; I will take your spirit out of your body and will actually take you into hell.

"I want you to write a book and tell of the visions and of all the things I reveal to you. You and I will walk through hell together. Make a record of these things which were and are and are to come. My words are true, faithful and trustworthy. I Am That I Am, and there is none beside Me."

"Dear Lord," I cried out, "What do You want me to do?" My whole being wanted to cry out to Jesus, to acknowledge His presence. The best I can describe it is to say love came over me. It was the most beautiful, peaceful, joyful, powerful love I have ever felt.

God's praises began to flow from me. All at once I wanted to give Him my whole life to be used by Him, to help save people from their sin. I knew, by His Spirit, that it actually was Jesus the Son of God who was there in the room with me. I cannot find words to express His divine presence. But I know that I know it was the Lord.

"Behold, My child," Jesus said, "I am going to take you by My Spirit into hell so that you may be able to make a record of the reality of it, to tell the whole earth that hell is real, and to bring the lost out of darkness and into the light of the gospel of Jesus Christ."

Instantly, my soul was taken out of my body. I went with Jesus up out of my room and into the sky. I knew all that was going on about me. I saw my husband and children asleep in our home below.

It was as though I had died and my body was left behind on the bed while my spirit was going with Jesus up through the top of the house. It seemed as though the whole roof was rolled back, and I could see my family asleep in their beds.

I felt the touch of Jesus as He said, "Fear not. They will be safe." He knew my thoughts.

I will try to the best of my ability to tell you step-by-step what I saw and felt. Some of the things I did not understand. The Lord Jesus told me the meaning of most of them, but some things He did not tell me.

I knew then, and I know now, that these things were really happening and only God could have shown them to me. Praise His holy name. People, believe me, hell is real. I was taken there by the Spirit many times during the preparation of this report.

Soon we were high into the heavens. I turned and looked at Jesus. He was full of glory and power, and such peace flowed from Him. He took my hand and said, "I love you. Fear not, for I am with you."

At that, we began to go even higher into the sky, and now I could see the earth below. Protruding out of the earth and scattered about in many places were funnels spinning around to a center point and then turning back again. These moved high above the earth and looked like a giant, dirty type of slinky that moved continuously. They were coming up from all over the earth. "What are these?" I asked the Lord Jesus as we came near to one.

"These are the gateways to hell," He said. "We will go into hell through one of them."

Immediately, we entered one of the funnels. Inside, it looked like a tunnel, spinning around and around and back again like a top.

A deep darkness descended on us, and with the darkness came a smell so horrible it took my breath away. Along the sides of this tunnel were living forms embedded in the walls. Dark gray in color, the forms moved and cried out to us as we passed. I knew without being told that they were evil.

The forms could move but were still attached to the walls. A horrible smell came from them, and they screeched at us with the most awful cries. I felt an invisible, evil force moving inside the tunnels.

At times in the darkness, I could make out the forms. A dirty fog covered most of them. "Lord, what are these?" I asked as I held on tightly to Jesus' hand.

He said, "These are evil spirits ready to be spewed out on the earth when Satan gives the orders. "

As we were going down inside the tunnel, the evil forms laughed and called out to us. They tried to touch us, but could not because of the power of Jesus. The very air was polluted and dirty, and only the presence of Jesus kept me from screaming at the sheer horror.

Oh, yes, I had all my senses-I could hear, smell, see, feel and even taste the evil in this place. If anything, my senses had become more

sensitive, and the odor and filth almost made me sick.

Screams filled the air as we came near the base of the tunnel. Piercing cries came up the dark tunnel to meet us. Sounds of all sorts filled the air. I could feel fear, death and sin all around me.

The worst odor I have ever smelled filled the air. It was the smell of decaying flesh, and it seemed to be coming from every direction. Never on earth had I felt such evil or heard such cries of despair. Soon I would find that these were the cries of the dead and that hell was filled with their wails.

I felt a gust of evil wind and a small suction force ahead of us. Lights like lightening or strobe flashes penetrated the black darkness and threw gray shadows on the walls. I could barely make out the form of something in front of me. I recoiled in shock when I realized that it was a large snake moving along ahead of us. As I continued to look, I saw those ugly snakes were slithering about everywhere.

Jesus said to me, "We will soon enter the left leg of hell. Ahead you will see great sorrow, pathetic sadness and indescribable horror. Stay close to Me, and I will give you strength and protection as we go through hell.

"The things you are about to see are a warning," He said. "The book you write will save many souls from hell. What you are seeing is real. Fear not, for I will be with you."

At long last, the Lord Jesus and I were at the bottom of the tunnel. We stepped out into hell. I will try to the best of my ability to tell you what I saw, and I will tell it in the order God gave it to me.

Ahead of us, as far as I could see, were flying objects darting here and there. Groaning sounds and pitiful cries filled the air. Up ahead I saw a dim light, and we began walking toward it. The path was a dry, powdery dirt. We were soon at the entrance to a small dark tunnel.

Some things I cannot put on paper; they were too awful to describe. The fear in hell could be tasted, and I knew if I had not been with Jesus I would not make it back. In the writing of this, some of the things I saw I do not understand, but the

Lord knows all things, and He helped me understand most of what I saw.

Let me warn you-don't go to that place. It is a horrid place of torments, excruciating pain and eternal sorrow. Your soul will always be alive. The soul lives forever. It is the real you, and your soul will go to either heaven or hell.

To those of you who think that hell is here on earth-well, you are right-it is! Hell is in the center of the earth, and there are souls in torment there night and day. There are no parties in hell. No love. No compassion. No rest. Only a place of sorrow beyond your belief.

## Hoofstuk 1: Tot binne-in die hel

Dit was Maart 1976 en ek was by die huis, besig om te bid. Skielik het die Here Jesus Christus aan my verskyn. Ek was al dae lank besig om in die Gees te bid en het skielik God se teenwoordigheid gevoel. Sy krag en heerlikheid het die hele huis gevul. Daar was 'n helder lig in die kamer waar ek besig was om te bid, en 'n wonderlike gevoel het van my besit ge- neem.

Daar was groot liggolwe om my. Dit was asof hulle oor mekaar spoel en dan weer in mekaar invloei. Dit was 'n on- gelooflike gesig. Toe praat die stem van die Here met my en sê: "Ek is Jesus Christus, jou Here, en Ek gaan vir jou 'n openbaring gee sodat jy die gelowiges op my koms kan voorberei en sodat baie tot geregtigheid kan kom. Die magte van die duisternis is 'n werklikheid en my oordeel is waar.

"My kind, ek sal jou deur my Gees na die hel neem en vir jou baie dinge wys wat Ek aan die wêreld bekend wil maak. Ek sal baie keer aan jou verskyn; Ek sal jou gees uit jou lig- gaam haal en jou tot binne-in die hel neem.

"Ek wil hê jy moet 'n boek skryf en vertel van al die visioene en die dinge wat Ek aan jou gaan openbaar. Jy sal saam met My deur die hel loop. Skryf hierdie dinge neer wat was en wat is en wat nog gaan kom. My woorde is waar, getrou en betroubaar. Ek Is wat Ek Is en daar is niemand soos Ek nie."

"Liewe Heer," het ek uitgeroep, "wat wil U hê moet ek doen?" Ek wou met my hele wese na Jesus roep en sy teenwoordigheid erken. Die naaste wat ek aan 'n behoorlike beskrywing kan kom, is waarskynlik om te sê dat 'n ongelooflike liefde oor my gekom het. Dit was die wonderlikste, mooiste en oorweldigendste liefde wat ek nog ooit ervaar het.

Ek het God begin prys omdat ek eenvoudig geen beheer daaroor gehad het nie. Ek wou vir Hom my hele lewe gee; ek wou hê dat Hy dit moes gebruik om mense van die sonde te help red. Die Gees het ook aan my bekendgemaak dat dit beslis Jesus, die Seun van God was wat by my in die vertrek was. Daar is geen manier wat ek sy goddelike teenwoor- digheid kan beskryf nie. Maar ek weet dat ek besef het dat dit die Here was.

"Kyk, my kind," het Jesus gesê, "Ek gaan jou deur my Gees na die hel neem sodat jy in staat sal wees om te getuig dat dit 'n werklikheid is, sodat jy vir die hele wêreld sal kan sê dat die hel regtig bestaan en sodat verlorenes uit die duisternis na die lig van die evangelie van Jesus Christus gebring kan word."

Op daardie oomblik het my gees my liggaam verlaat. Ek het saam met Jesus in die lug opgegaan. Ek was intens bewus van alles wat om

my aangaan en het my man en kinders in die huis sien slaap.

Dit was asof ek gesterf het en my liggaam op die bed bly lê het terwyl my gees saam met Jesus opgelig word. Die dak van die huis het "opgerol" en ek kon my gesin sien waar hulle slaap.

Jesus het aan my geraak en gesê: "Moenie bang wees nie. Hulle sal veilig wees." Hy het my gedagtes geken.

Ek sal na die beste van my vermoë probeer om vir jou stap vir stap te vertel wat ek gesien en beleef het. Sommige van die dinge het ek glad nie verstaan nie. Die Here Jesus het vir my gesê wat die meeste van hulle beteken, maar Hy het nie vir my alles vertel nie.

Ek het geweet dat daardie dinge regtig besig was om te gebeur en dat hulle slegs deur God aan my geopenbaar kon word. Ek loof sy heilige Naam. Mense, glo my asseblief: die hel bestaan regtig. Ek is keer op keer deur die gees daarheen geneem terwyl ek besig was om hierdie verslag voor te berei.

Ons was heel gou bo in die hemele. Ek het omgedraai en na Jesus gekyk. Sy mag en heerlikheid het uit Hom gestraal en 'n onbeskryflike vrede het van Hom af uitgegaan. Hy het my hand geneem en gesê: "Ek het jou lief. Moenie bang wees nie, want ek is by jou."

Daama het ons al hoe hoër in die lug op beweeg. Ek kon die aarde onder ons sien. Ek kon ook 'n hele aantal "tregters" sien wat op baie plekke aangebring was en in die rondte gedraai het. Hulle het hoog bokant die aarde beweeg en was vuil en vieslik. "Wat is daardie goed, Here?" het ek gevra.

"Dit is die poorte na die hel," het Hy gesê. "Ons sal deur een van hulle in die hel ingaan."

Die volgende oomblik het ons deur een van die "tregters" beweeg. Die binnekant het soos 'n tonnel gelyk en dit het al in die rondte gedraai.

Dit was pikdonker om ons en die stank het my asem weggeslaan. Ek kon lewende vorms aan die kant van die tonnel sien, maar dit was asof hulle teen die wande vas was. Hulle was donkergrys en het aanhoudend beweeg en na ons geroep. Ek het self besef dat hulle verskriklik boos was.

Die vorms kon beweeg, maar was nog steeds aan die mure vas. Hulle het ontsettend geruik en hulle krete was angs- wekkend. Ek het 'n onsigbare, bose mag deur die tonnel voel beweeg.

Met tye kon ek die vorms duideliker uitmaak, maar die meeste van hulle was in 'n vuilgrys mis gehul. "Here, wat is dit?" het ek gevra en Jesus se hand styf vasgehou.

"Dit is bose geeste wat gereed is om op die aarde uitge- spoeg te word. Die Satan sal sê wanneer dit moet gebeur."

Ons het dieper in die tonnel ingegaan en die bose magte het gelag en na ons geroep. Hulle het probeer om aan ons te raak ook, maar

Jesus se krag het hulle verhinder om dit te doen. Die lug was vieslik en besoedel, en dit was net Jesus se teenwoordigheid wat my daarvan weerhou het om van vrees te skree.

Daar was niks met my sintuie verkeerd nie. Ek kon hoor, ruik, sien, voel en seifs proe hoe boos die plek was. My sintuie was tewens skerper as ooit en die reuk van die plek het my laat siek voel.

Ek het skielik gille gehoor. Ons was naby die onderpunt van die tonnel. Van oral het soortgelyke krete opgeklink en ek kon die vrees, die dood en die sonde oral om my voel.

Daar was 'n walglike reuk in die lug — erger as enigiets wat ek nog ooit geruik het. Dit was die reuk van ontbindende vleis en dit het vir my gevoel asof dit van alle kante af kom.
Ek het nog nooit tevore op aarde so 'n bewustheid van die bose gehad nie, nog nooit soveel wanhoopskrete gehoor nie.
Ek sou kort voor lank uitvind dat dit die krete van die dooies was en dat hierdie geluide deur die hele hel weerklink.

Daar was 'n skielike windvlaag en ek het van 'n suigkrag êrens voor ons bewus geraak. Die duisternis is skielik deur ligte, byna soos weerlig, verbreek en dit het weer grys skaduwees oor die mure gegooi. Ek kon vaagweg iets voor my sien, maar het haastig teruggedeins toe ek beset dat dit 'n yslike slang was wat besig was om voor ons uit te beweeg. Toe sien ek dat die hele plek vol aaklige slange was.

Jesus het vir my gesê: "Ons sal binnekort na die 'linker- been' van die hel toe gaan. Daar sal jy oneindige droefheid en onbeskryflike verskrikkinge sien. Bly naby My, dan sal Ek vir jou die krag en beskerming gee wat nodig is as ons deur die hel beweeg.

"Die dinge wat jy gaan sien is 'n waarskuwing," het Hy gesê. "Die boek wat jy gaan skryf, sal talle siele van die hel red. Die dinge wat jy sien bestaan regtig. Moenie bang wees nie, want Ek sal by jou wees."

Toe staan die Here Jesus en ek aan die onderpunt van die tonnel. Ons het in die hel uitgestap en ek sal my bes doen om die dinge wat ek gesien het, te beskryf. Ek sal ook daaroor praat in die volgorde wat God dit aan my geopenbaar het.

Daar was 'n hele klomp vlieënde voorwerpe voor ons en die allervreeslikste gekerm het oral om ons opgeklink. Daar was ook 'n flou liggíe êrens in die donker en ons het daarna- toe begin aanstap. Die paadjie was droog — poeierdroog — en vuil. Ons het by die ingang na 'n klein, donker tonnel gekom.
Daar is sommige van die dinge wat ek nie kan neerskryf nie, want hulle was te verskriklik. Ek kon die vrees van die hel voel en ek weet dat dit net Jesus se teenwoordigheid was wat my in staat gestel het om aan te gaan. Ek het nie alles ver- staan wat ek gesien het nie, maar die Here weet alles en Hy het my gehelp om die meeste van die dinge te verstaan.

Luister na my: moet tog nie na daardie plek toe gaan nie! Dit is 'n plek van onbeskryflike pyn en droefheid. Jou siel lewe vir ewig en jy moet weet dat jy óf na die hemel óf na die hel gaan wanneer jy sterf.

Die mense wat dink dat die hel hier op die aarde is, is in 'n sekere mate reg! Die hel is in die middel van die aarde en dit is waar die siele van die verlorenes dag en nag gemartel en getreiter word. Daar is geen liefde nie; geen medelye nie; geen rus nie. Nee, dit is 'n plek van lyding.

## Chapter 2: The Left Leg of Hell

A horrible odor filled the air. Jesus said to me, "In the left leg of hell are many pits. This tunnel branches off into other parts of hell, but we will spend some time in the left leg first.

"These things you are about to see will always be with you. The world must know about the reality of hell. Many sinners and even some of My people do not believe that hell is real.

You have been chosen by Me to reveal these truths to them. Everything I will show you about hell and all the other things I will show you are true."

Jesus had shown Himself to me in the form of a bright light, brighter than the sun. The form of a man was in the center of that light. Sometimes I saw Jesus as a man, but at other times He was in the form of a spirit.

He spoke again, "Child, when I speak, the Father has spoken. The Father and I are one. Remember to love above all else and to forgive one another. Come now, follow Me."

As we walked, evil spirits fled from the presence of the Lord. "O God, O God," I cried. "What is next?"

As I said previously, I had all my senses in hell. All those in hell have all their senses. Mine were working now in full force. Fear was on every side, and inexpressible dangers lurked everywhere. Each step I took was more horrible than the one before.

There were doorways about the size of small windows, opening and shutting very fast at the top of the tunnel. Screams filled the air as many evil creatures flew by us, up and out of the gateways of hell. Soon we were at the end of the tunnel. I was trembling with fright because of the danger and fear around us.

I was so thankful for the protection of Jesus. I thank God for His almighty power to protect us, even in the pits of hell. Even with that protecting shield, I kept thinking, Not my will, Father, but Yours be done.

I looked at my body. For the first time I noticed that I was in a spirit form, and my form was in the shape of myself. I wondered what was next.

Jesus and I stepped from the tunnel onto a path with wide swaths of land on each side of it. There were pits of fire everywhere as far as the eye could see. The pits were four feet across and three feet deep and shaped like a bowl. Jesus said, "There are many pits like this in the left leg of hell. Come, I will show you some of them. "

I stood beside Jesus on the path and looked into one of the pits. Brimstone was embedded in the side of the pit and glowed red like hot

coals of fire. In the center of the pit was a lost soul who had died and gone to hell. Fire began at the bottom of the pit, swept upward and clothed the lost soul in flames. In a moment the fire would die down to embers, then with a rushing sound would sweep back over the tormented soul in the pit.

I looked and saw that the lost soul in the pit was caged inside a skeleton form. "My Lord," I cried at the sight, "Can't you let them out?" How awful was the sight! I thought, This could be me. I said, "Lord, how sad it is to see and know that a living soul is in there."

I heard a cry from the center of the first pit. I saw a soul in the form of a skeleton, crying, "Jesus, have mercy!"

"O, Lord!" I said. It was the voice of a woman. I looked at her and wanted to pull her out of the fire. The sight of her broke my heart.

The skeleton form of a woman with a dirty-grey mist inside was talking to Jesus. In shock, I listened to her. Decayed flesh hung by shreds from her bones, and, as it burned, it fell off into the bottom of the pit. Where her eyes had once been were now only empty sockets.

She had no hair.

The fire started at her feet in small flames and grew as it climbed up and over her body. The woman seemed to be constantly burning, even when the flames were only embers. From deep down inside her came cries and groans of despair, "Lord, Lord, I want out of here!"

She kept reaching out to Jesus. I looked at Jesus, and there was great sorrow on His face. Jesus said to me, "My child, you are here with Me to let the world know that sin results in death, that hell is real.

I looked at the woman again, and worms were crawling out of the bones of her skeleton. They were not harmed by the fire. Jesus said, "She knows and feels those worms inside."

"God, have mercy!" I cried as the fire reached its peak and the horrible burning started all over again. Great cries and deep sobs shook the form of this woman-soul. She was lost. There was no way out. "Jesus, why is she here?" I said in a small voice, for I was very scared.

Jesus said, "Come."

The path we were on was a circuitous one, twisting in and out between these pits of fire as far as I could see. The cries of the living dead, mixed with moans and hideous screams, came to my ears from all directions. There were no quiet times in hell. The smell of dead and decaying flesh hung thickly in the air.

We came to the next pit. Inside this pit, which was the same size as the other one, was another skeleton form. A man's voice cried from the pit, saying, "Lord, have mercy on me!" Only when they spoke could I tell whether the soul was a man or woman.

Great wailing sobs came from this man. "I'm so sorry, Jesus. Forgive me. Take me out of here. I have been in this place of torment for years. I beg You, let me out!" Great sobs shook his skeletal frame as he begged, "Please, Jesus, let me out!" I looked at Jesus and saw that He too was crying.

"Lord Jesus," the man cried out from the burning pit, "haven't I suffered enough for my sins? It has been forty years since my death."

Jesus said, "It is written, The just shall live by faith!' All mockers and unbelievers shall have their part in the lake of fire. You would not believe the truth. Many times My people were sent to you to show you the way, but you would not listen to them. You laughed at them and refused the gospel. Even though I died on a cross for you, you mocked Me and would not repent of your sins. My Father gave you many opportunities to be saved. If only you had listened!" Jesus wept.

"I know, Lord, I know!" the man cried. "But I repent now."

"It is too late," said Jesus. "Judgment is set."

The man continued, "Lord, some of my people are coming here, for they also will not repent. Please, Lord, let me go tell them that they must repent of their sins while they are still on earth. I do not want them to come here."

Jesus said, "They have preachers, teachers, elders-all ministering the gospel. They will tell them. They also have the advantages of the modern communications systems and many other ways to learn of Me. I sent workers to them that they might believe and be saved. If they will not believe when they hear the gospel, neither will they be persuaded though one rises from the dead."

At this, the man became very angry and began to curse. Evil, blasphemous words came from him. I looked on in horror as the flames rose up and his dead, decaying flesh began to burn and fall off. Inside this dead shell of a man, I saw his soul. It looked like a dirty-gray mist, and it filled the inside of his skeleton.

I turned to Jesus and cried, "Lord, how horrible!"

Jesus said, "Hell is real; the judgment is real. I love them so, My child. This is only the beginning of the frightful things I have to show you. There is much more to come.

"Tell the world for Me that hell is real, that men and women must repent of their sins. Come, follow Me. We must go on."

In the next pit was a very small-framed woman who looked to be about eighty years old. I can't say how I knew her age, but I did. The skin was removed from her bones by the continual flame, and only the bones remained with a dirty-mist soul inside. I watched as the fire burned her. Soon there were only the bones and the worms crawling inside, which the fire could not burn.

"Lord, how terrible!" I cried. "I don't know if I can go on, for this is

awful beyond belief." As far as my eyes could see, souls were burning in pits of fire.

"My child, this is why you are here," Jesus answered. "You must know and tell the truth about hell. Heaven is real! Hell is real! Come, we must go on."

I looked back at the woman. Her cries were so sad. As I watched her, she put her bony hands together, as if in prayer. I couldn't help crying. I was in a spirit form, and I was crying.

I knew that people in hell felt all these things, too.

Jesus knew my thoughts. "Yes, child," He said, "they do. When people come here, they have the same feelings and thoughts as when they were on earth. They remember their families and friends and all the times they had a chance to repent but refused to do so. Memory is always with them. If only they had believed the gospel and repented before it was too late."

I looked at the old woman once again, and this time I noticed that she had only one leg, and there seemed to be holes drilled in her hip bones. "What are these, Jesus?" I asked.

He said, "Child, while she was on earth, she had cancer and was in much pain. Surgery was done to save her life. She lay a bitter old woman for many years. Many of My people came to pray for her and to tell her I could heal her. She said, 'God did this to me,' and she would not repent and believe the gospel. She even knew Me once, but in time she came to hate Me.

"She said she did not need God and did not want Me to heal her. Yet I pleaded with her, still wanting to help her, wanting to heal and to bless her. She turned her back on Me and cursed Me. She said she did not want Me. My spirit pleaded with her. Even after she had turned her back on Me, I still tried to draw her by My spirit, but she would not listen. At last she died and came here."

The old woman cried out to Jesus, "Lord Jesus, please forgive me now. I'm sorry that I didn't repent while I was on earth." With great sobs she cried out to Jesus, "If only I had repented before it was too late! Lord, help me out of here. I will serve You. I will be good. Haven't I suffered enough? Why did I wait until too late? Oh, why did I wait until Your Spirit quit striving with me?"

Jesus said to her, "You had chance after chance to repent and serve Me." Sadness was written all over Jesus' face as we walked away.

As I watched the old woman cry, I asked, "Lord, what is next?"

I could feel fear all around. Sorrow, cries of pain and an atmosphere of death were everywhere. Jesus and I walked in grief and pity to the next pit. Only by His strength could I go on. For a great distance I could still hear the old woman's cries of repentance and

pleading for forgiveness. If only there was something I could do to help her, I thought. Sinner, please don't wait until God's Spirit quits striving with you.

In the next pit was a woman on her knees, as if looking for something. Her skeletal form also was full of holes. Her bones were showing through, and her torn dress was on fire. Her head was bald, and there were only holes where her eyes and nose were supposed to be.

A small fire was burning around her feet where she was kneeling, and she clawed the sides of the brimstone pit. The fire clung to her hands, and dead flesh kept falling off as she dug.

Tremendous sobs shook her. "O Lord, O Lord," she cried, "I want out." As we watched, she finally got to the top of the pit with her feet. I thought she was going to get out when a large demon with great wings that seemed to be broken at the top and hung down his sides ran to her. His color was brownish black, and he had hair all over his large form. His eyes were set far back into his head, and he was about the size of a large grizzly bear. The demon rushed up to the woman and pushed her very hard backward into the pit and fire. I watched in horror as she fell. I felt so sorry for her. I wanted to take her into my arms and hold her, to ask God to heal her and take her out of there.

Jesus knew my thoughts and said, "My child, judgment has been set. God has spoken.

Even when she was a child, I called and called her to repent and to serve Me. When she was sixteen years old, I came to her and said, 'I love you. Give your life to Me, and come follow Me, for I have called you for a special purpose: I called all her life, but she would not listen. She said, 'Someday I will serve You. I have no time for You now. No time, no time, I have my life of fun. No time, no time to serve You, Jesus. Tomorrow I will.' Tomorrow never came, for she waited too long."

The woman cried out to Jesus, "My soul is truly in torment. There is no way out. I know that I wanted the world instead of You, Lord. I wanted riches, fame and fortune, and I got it. I could buy anything I wanted; I was my own boss. I was the prettiest, best-dressed woman of my time. And I had riches, fame and fortune, but I found I could not take them with me in death. O Lord, hell is horrible.

I have no rest day or night. I am always in pain and torment. Help me, Lord," she cried.

The woman looked up at Jesus so longingly and said, "My sweet Lord, if only I had listened to you! I will regret that forever. I planned to serve You someday-when I got ready. I thought You would always be there for me. But how wrong I was! I was one of the most sought-after women of my time for my beauty. I knew God was calling me to

repent. All my life He drew me with cords of love, and I thought I could use God like I used everyone else. He would always be there. Oh yes, I used God! He would try so hard to get me to serve Him, while all the time I thought I didn't need Him. Oh, how wrong I was! For Satan began to use me, and I began to serve Satan more and more. At the last I loved him more than God. I loved to sin and would not turn to God.

"Satan used my beauty and my money, and all my thoughts turned to how much power he would give me. Even then, God continued to draw me. But I thought, I have tomorrow or the next day. Then one day while riding in a car, my driver ran into a house, and I was killed. Lord, please let me out." As she spoke her bony hands and arms reached out to Jesus while the flames continued to burn her.

Jesus said, "The judgment is set."

Tears fell down His cheeks as we moved to the next pit. I was crying inside about the horrors of hell. "Dear Lord," I cried, "the torment is too real. When a soul comes here, there is no hope, no life, no love. Hell is too real." No way out, I thought. She must burn forever in these flames.

"Time is running out," Jesus said. "We will come back tomorrow."

Friend, if you are living in sin, please repent. If you have been born again and have turned your back on God, repent and turn back to Him now. Live good and stand for truth. Wake up before it is too late, and you can spend forever with the Lord in heaven.

Jesus spoke again, "Hell has a body (like a human form) lying on her back in the center of the earth. Hell is shaped like a human body-very large and with many chambers of torment.

"Remember to tell the people of earth that hell is real. Millions of lost souls are here, and more are coming every day. On the Great Judgment Day, death and hell will be cast into the lake of fire; that will be the second death."

## Hoofstuk 2: Die "linkerbeen" van die hel

Daar was 'n verskriklike stank in die lug en Jesus het vir my gesê: "Daar is baie putte in die "linkerbeen" of linkerkant van die hel. Hierdie tonnel lei na ander dele, maar ons moet eers na die linkerkant toe gaan.

"Die dinge wat jy gaan sien, sal altyd by jou wees. Die wêreld moet weet dat die hel 'n werklikheid is. Daar is baie sondaars — en seifs van my kinders — wat nie wil glo dat dit bestaan nie. Ek het jou gekies om hierdie waarhede aan hulle te openbaar. Alles wat ek jou van die hel sal wys, asook al die ander dinge wat Ek aan jou bekend sal maak, is waar."

Jesus het in die vorm van 'n helder lig aan my verskyn. Hy was nog helderder as die son en in die middel van die lig kon ek die vorm van 'n man uitmaak. Ek het Hom met tye in die gedaante van 'n man gesien, maar op ander tye was hy in die vorm van 'n gees.

Hy het weer met my gepraat: "My kind, as Ek praat, is dit die Vader wat praat. Die Vader en Ek is een. Onthou dat julle mekaar bo alles moet liefhê en vergewe. Kom nou, volg My."

Bose geeste het voor ons uitgevlug, want hulle wou nie in die Here se teenwoordigheid wees nie. "O God!" het ek uit- geroep, "wat nou?"

Soos ek gesê het, ek was by my volle positiewe en daar was niks met my sintuie verkeerd nie. Almal wat in die hel is, weet presies wat om hulle aangaan. Ek kon die vrees om my aanvoel en het besef dat daar gevaar om elke hoek en draai was. Elke tree was aakliger en angswekkender as die vorige een.

Ek kon klein deure sien. Hulle was nie veel groter as ven- sters nie, en was aan die bo-kant van die tonnel ingebou. Dié deure het aanhoudend oop- en toegegaan. Gille en krete het deur die lug weerklink en aaklige figure het by ons ver- bygevlieg op pad boontoe. Toe ons uiteindelik by die punt van die tonnel kom, het ek van skrik gebewe.

Ek was diep dankbaar vir Jesus se beskerming en het God gedank dat Hy almagtig is en ons seifs in die verskrikkinge van die hel kan beskerm. Ek het net oor en oor gedink: "Nie my wil nie, Vader, maar U wil."

Ek het na my liggaam gekyk en besef dat ek in die gees daar was, maar ek het nog steeds gelyk soos ek normaalweg lyk. Ek het gewonder wat volgende sou gebeur.

Jesus en ek het uit die tonnel geklim. Voor ons was 'n groot stuk grond en so ver as wat die oog kan sien, was daar putte van vuur na weerskante toe. Hierdie putte of poele was so 'n bietjie meer as 'n meter in deursnee en sowat 'n meter diep. Hulle was soos "bakkies"

gevorm. "Daar is baie sulke putte hier in die linkerkantste deel van die hel," het Jesus gesê. "Kom, Ek sal vir jou baie van hulle gaan wys."

Ek het langs Jesus op die voetpad gestaan en in een van die putte afgekyk. Daar was swael aan die kant van die put en dit het soos rooiwarm kole gegloei. In die middel van die put kon ek 'n verlore siel sien — iemand wat gesterf en hel toe gegaan het. 'n Vuur het van onder af gebrand en die siel heeltemal met vlamme bedek. Kort-kort het die vuur bedaar, net om dan weer met 'n groot gedruis tot bo-oor die siel in pyn te spoel.

Ek het afgekyk en gesien dat die siel in die put soos 'n ge- raamte was. "Here," het ek uitgeroep, "kan U hulle dan nie bevry nie?" Dit was iets verskrikliks om te aanskou en ek het besef dat dit enigeen — ook ekself — kon wees. Daarom het ek vir die Here Jesus gesê: "Here, hoe ontsettend is dit tog om dit te sien en te weet dat dit 'n lewende siel daarbinne is!"

Ek het 'n gekerm vanuit die eerste put gehoar en 'n siel het uit 'n geraamte-vorm geroep: "Jesus, wees my genadig!"

"Ag Here!" het ek uitgeroep. Dit was 'n vrouestem. Ek het na haar gekyk en wou haar so graag daar uithelp. Dit was onbeskryflik om soveel lyding te sien.

Die siel van die vrou was soos 'n vuilgrys mis wat binne-in die geraamte vasgevang was. Ek het geskok na haar geluister, want dit was waar die stem vandaan gekom het. Daar het nog stukke dooie en ontbindende vleis aan die bene van haar skelet gehang, maar dit het geleidelik weggebrand en na die onderpunt van die put geval. Waar haar oë moes wees, was net twee leë oogkaste. Sy het ook geen hare gehad nie.

Die vuur het weer by haar voete begin brand en al hoe groter en groter geword, totdat dit haar hele "liggaam" bedek het. Dit het vir my gelyk asof sy voortdurend brand, seifs in daardie oomblikke wat die vlamme bedaar en daar net gloeiende kole oor was. Die angskrete en wanhopige gekerm het van diep binne-in haar siel gekom. "Here, Here ek wil hier wegkom!" het sy gekreet.

Sy het haar benerige hand na Jesus uitgesteek. Ek het na Hom gekyk en die hartseer op sy gesig gesien. Toe sê Hy vir my: "My kind, jy is saam met My hier sodat jy vir die wêreld kan vertel dat die sonde op die dood uitloop en dat die hel 'n werklikheid is."

Ek het weer na die vrou gekyk en gesien hoe die wurms in on oor haar krioel. Hulle is nie deur die vuur benadeel nie. "Sy is heeltemal bewus van die wurms en voel hulle," het Jesus gesê.

"O God, wees tog genadig!" het ek geskree, want die vol- gende oomblik het die vlamme weer met 'n gedruis al hoër en hoër begin klim. Die siel van die vroulike figuur voor my het hartverskeurend aan die huil gegaan. Sy was verlore. Daar was geen manier waarop sy ooit

weer daar kon uitkom nie. "Here, hoekom is sy hier?" het ek met 'n klein stemmetjie gevra, want ek was baie bang.

"Kom," het Hy gesê.

Die paadjie waarop ons was, het al in die rondte geloop tussen die vuurputte deur, en daar was putte of poele van vuur vir so ver as wat ek kon sien. Die angs- en wanhoops- krete, die verskriklikste gekerm en gekreun van die lewende dooies het van oral om ons opgeklink. Dit was net vir geen oomblik stil nie en die reuk van die dood en van ontbindende vleis het swaar in die lug gehang.

Ons het by die volgende put gekom. Dit was net so groot soos al die ander en 'n manstem het van binne af met ons gepraat en gesê: "Here, wees my genadig!" Ek kon nie aan die geraamtefigure sien of hulle manlik of vroulik was nie, en moes wag totdat hulle praat. Die man het te vreeslik gesnik. "Ek is so jammer, Jesus! Vergewe my, asseblief. Neem my hier uit! Ek is al jare lank in hierdie plek van marteling. Ek smeek U, laat my hier uitkom!" Hy het geruk soos hy snik, toe weer gepleit: "Asseblief, Jesus, laat my uitkom!" Ek het na Jesus gekyk en gesien dat hy huil.

"Here Jesus," het die man weer uitgeroep, "het ek nie al ge- noeg geboet vir my sondes nie? Dis al veertig jaar dat ek hier is!"

Jesus het geantwoord: "Daar staan geskryf dat die reg- verdiges in die geloof sal lewe. Alle ongelowiges en spotters sal in die poel van vuur beland. Jy wou nie die waarheid glo nie. My mense is herhaaldelik gestuur om jou op die regte pad te lei, maar jy wou nie na hulle luister nie. Jy het vir hulle gelag en geweier om die evangelie te aanvaar. Ek het ook vir jóú aan die kruis gesterf, maar jy het nog steeds met My gespot en wou jou nie van jou sondes bekeer nie. My Vader het jou meer as een kans gegee om jou te bekeer. As jy maar net geluister het!" Jesus het gehuil.

"Ek weet, Here, ek weet dit," het die man uitgeroep. "Maar ek het nóú berou!"

"Dit is nou te laat," het Jesus geantwoord. "Die oordeel is klaar uitgespreek."

"Here, party van my mense kom hiernatoe omdat hulle hulle nie wil bekeer nie. Here, laat my asseblief dan net terug- gaan om vir hulle te sê dat hulle hulle van die sonde moet bekeer terwyl hulle nog op aarde is. Ek wil nie hê hulle moet hiernatoe kom nie."

Maar Jesus het geantwoord: "Daar is predikers, leraars en ouderlinge wat die evangelie aan hulle bring. Húlle sal dit vir hulle sê. Hulle beskik ook oor die moderne kommunikasie-stelsels en daar is nog baie ander maniere waarop hulle van My kan leer. Ek het werkers na hulle toe gestuur sodat hulle kan glo en gered kan word. As hulle nie wil glo as hulle die evangelie hoor nie, sal hulle ook nie oortuig word deur ie- mand wat uit die dood opstaan nie."

wou My nie hoor nie en jy wou jou ook nie bekeer nie."

"Maar, Here," het die vrou geantwoord, "U onthou mos dat ek kerk toe gegaan het. Ek was 'n goeie vrou. Ek was 'n lidmaat van U kerk. Ek het geweet U het my geroep en ek het ook geweet dat ek U stem tot elke prys moes gehoorsaam — en ek hét."

"Jy is nog steeds so vol leuens!" het Jesus gesê. "Ek het na jou geroep, maar jy wou My nie hoor nie. Ja, dis waar dat jy 'n lidmaat van die kerk was, maar 'n mens kom nie in die hemel omdat jy 'n lidmaat is nie. Jy het baie sondes gehad en geweier om jou te bekeer. Jy het ander laat struikel. Jy wou ook nie ander mense vergewe as hulle jou seergemaak het nie. As jy saam met Christene was, het jy voorgegee dat jy My liefhet, maar as jy nie by hulle was nie, het jy gelieg, bedrieg en gesteel. Jy het na verleidende geeste geluister en jou dubbele lewe geniet. En dit terwyl jy die smal weg geken het.

"Jy het ook 'n dubbele tong gehad," het Jesus voortgegaan.

"Jy het oor jou broers en susters in Christus gepraat. Jy het hulle geoordeel, geglo dat jy beter en heiliger as hulle was, en al die tyd was daar verskriklike sonde in jou hart. Ek weet dit, want jy wou nie na my dierbare Gees van genade luister nie.
Jy het die mense op grond van hulle uiterlike geoordeel en nie eers daaraan gedink dat baie van hulle gelowige kinders van God was nie. Jy was baie hard.

"Ja, jy hét met jou mond gesê dat jy My liefhet, maar jou hart was ver van my af. Jy het die weg van die Here geken en verstaan. Jy het met God gespeel — en Hy weet alles. As jy Hom met 'n opregte hart gedien het, sou jy nie vandag hier gewees het nie. Jy kan nie die Here en die Satan gelyktydig dien nie."

**Jesus het na my gedraai en gesê: "Daar is baie wat in die laaste dae van die ware geloof afvallig sal word. Hulle sal na verleidende geeste luister en die sonde dien. Kom weg van hulle af en wees anders as hulle.** Moenie saam met hulle gaan nie." Ons het weggestap en die vrou het begin om Jesus te vloek. Sy het van woede geskree en ons het aangestap. Ek het baie swak gevoel.

Daar was nog 'n geraamte-vorm in die volgende vuurput. Die doodsreuk het my bereik nog voor ons daar was. Die ge- raamte het net soos al die ander gelyk en ek het gewonder wat hy of sy gedoen het om só verlore te wees, om geen toekoms buite dié plek van verskrikking te hê nie. Die hel is 'n plek waar jy tot in ewigheid is. Ek het die angskrete van die siele wat in soveel ellende was, gehoor — en self ook gehuil.

Toe praat 'n vrouestem uit die vuurput met Jesus. Sy het uit die Bybel aangehaal. "Liewe Here, wat doen sy dan hier?" het ek gevra.

"Luister," het Jesus geantwoord.

"Jesus is die Weg en die Waarheid en die Lewe," het sy

voortgegaan. "Geen mens kom na die Vader toe tensy dit deur Hom is nie. Jesus is die Lig van die wêreld. Kom na Jesus, dan sal Hy jou red."

Baie van die verlore siele om haar het geluister. Party het haar gevloek, en ander het gesê sy moet stilbly. Daar was ook dié wat bly sê het: "Is daar regtig hoop?" Of: "Help ons, Jesus." Hulle krete van ellende het deur die lug geklink.

Ek het nie verstaan wat aangaan nie, want ek kon nie ver- staan hoekom die vrou dan *hier* was as sy die evangelie verkondig nie.

Die Here het geweet wat in my gedagtes aangaan. Daarom het Hy gesê: "My kind, Ek het hierdie vrou geroep toe sy der- tig was, haar geroep om my Woord te verkondig en 'n getuie vir die evangelie te wees. Ek roep verskillende mense om ver- skillende dinge binne my liggaam op aarde te doen. Maar as daardie man of vrou, die seun of dogter, nie my Gees wil hê nie, sal Ek van hom wyk.

"Ja, sy hét geantwoord en vir baie jare lank het haar kennis van die Here toegeneem. Sy het my stem leer ken en baie goeie dinge vir My gedoen. Sy het ook die Woord van God bestudeer. Sy het dikwels gebid en baie van haar gebede is beantwoord. Sy het baie mense die weg tot heiligheid geleer. Sy was ook in haar huis getrou.

"Toe vind sy op 'n dag uit dat haar man 'n verhouding met 'n ander vrou het. Hy het haar gevra om hom te vergewe, maar sy was verbitterd en wou hom nie vergewe of probeer om haar huwelik te red nie. Dis waar dat haar man verkeerd was, en hy hét 'n verskriklike sonde gedoen.

"Maar sy vrou het my Woord geken. Sy het geweet dat sy moes vergewe en sy het ook geweet dat daar by elke versoe- king ook 'n uitweg — die régte uitweg — is. Haar man het haar gevra om hom te vergewe, maar sy wou nie. Die bitter- heid en woede in haar binneste was te groot en sy het geweier om dit aan My oor te gee. Haar bitterheid het dag na dag meer geword en sy het in haar hart gesê: 'Hier dien ek die Here al die jare, en intussen flankeer my man met 'n ander vrou! Dink U dit is reg?' het sy vir My gevra.

" 'Nee,' het Ek gesê, 'dit is beslis nie reg nie. Maar hy het na jou toe gekom want hy het berou gehad, en hy het gesê dat hy dit nooit weer sal doen nie.'

"Ek het ook vir haar gesê: 'My kind, gaan kyk na jouself, dan sal jy sien dat *jy* die oorsaak hiervan is.'

" 'Nee, Here,' het sy geantwoord. 'Ek is dan die heilige een, en *hy* die een wat sonde doen.' Sy wou nie na my luister nie.

"So het die tyd verbygegaan. Sy wou nie meer haar Bybel lees of bid nie. Sy was nie net vir haar man kwaad nie, maar vir almal om haar. Sy het nog aangehou om die Skrif aan te haal, maar sy wou nie vergewe nie.

"Sy wou ook nie na My luister nie. Haar hart was vol bit- terheid

en die sonde het 'n plek in haar lewe gekry. Waar haar hart vroeër vol liefde was, was daar nou net moord. Totdat sy op 'n dag haar man en die ander vrou vermoor het. Toe neem die Satan heeltemal oor, want sy het daarna ook selfmoord gepleeg."

Ek kon maar net staar na die verlore siel wat Christus prys- gegee en haar siel vir ewig aan die vlamme en die pyn oorgegee het. Ek het gehoor hoe sy na die Here Jesus roep: "Ek sal nóú vergewe, Here! Laat my asseblief hier uit! Ek sal nóú na U luister. Kyk, Here, ek verkondig nou u Woord. Oor 'n uur kom 'n klomp demone my haal om my te martel. Hulle martel my ure lank — ek moet meer as die ander ly, want ek het u Woord verkondig. Asseblief, Here, ek smeek U, laat my log hier uit!"

Ek het saam met die vrou gehuil en die Here Jesus gevra om my van bitterheid te bewaar. "Here, moet asseblief nie toe- laat dat haat ooit in my hart vastrapplek kry nie," het ek ge- smeek.

"Kom ons gaan verder," het Jesus gesê.

In die volgende poel kon ek die vorm van 'n man uitmaak. Hy het hard na Jesus geroep en gevra: "Here, help my tog om te verstaan waarom ek hier is!"

"Maar jy weet dit mos," het Jesus geantwoord.

"Laat my asseblief hier uitkom, dan sal ek goed wees," het hy gesmeek.

Maar die Here se antwoord was: "Selfs in die hel is jy nog steeds besig om te lieg."

Toe draai Hy na my en sê: "Hierdie man was 23 toe hy hiernatoe gekom het. Hy wou nie na die evangelie luister nie. Hy het my Woord baie keer gehoor en was dikwels in my huis. Ek bet hom deur my Gees tot verlossing geroep, maar hy wou die wêreld en die dinge van die wêreld hê. Hy het baie gedrink en wou nie na my stem luister nie. Hy het wel in 'n Christelike huis grootgeword, maar wou nie sy hart vir My gee nie. Hy het een keer vir my gesê: 'Jesus, ek sal eendag my hart vir U gee,' maar daardie dag het nooit aangebreek nie. Hy was een aand na 'n partytjie in 'n motorongeluk, en het in die botsing gesterf. Die Satan het hom tot die einde toe nog mislei.

"Hy is op slag dood. Hy wou nie na my stem luister nie. Daar het nog ander mense ook in die ongeluk gesterf. Dit is die Satan se werk om dood te maak, te steel en te vernietig. As hierdie jongman maar net geluister het! Dit is nie die Vader se wil dat enigeen verlore gaan nie. Die Satan wou dié man se siel gehad het, en hy het hom deur drank, sonde en onverskil- ligheid vernietig. Daar is soveel huise en lewens wat jaarliks deur alkohol vernietig word."

As mense maar net kon insien dat die begeerlikhede van die wêreld van korte duur is! As jy na die Here Jesus toe gaan, sál Hy jou van drank verlos. Roep Hom aan, want Hy sal jou hoor en help. Hy

wil jou vriend wees. Onthou, Hy het jou lief en Hy het ook die mag om jou sondes te vergewe.

As jy getroud is, wil die Here Jesus jou waarsku om nie owerspel te pleeg nie. Selfs al begeer jy net iemand anders in jou hart en al is daar geen fisiese verhouding tussen jou en die ander persoon nie, het jy reeds in jou hart owerspel gepleeg.

Jongmense, bly tog weg van dwelms en seks! Onthou, die Here sal jou vergewe as jy alreeds gesondig het, maar dan moet jy Hom nóú aanroep, terwyl daar nog tyd is. Gaan praat met volwasse Christene, vind uit of jy jou probleme met hulle kan bespreek. Jy sal baie bly wees dat jy dit nóú, terwyl daar nog vir jou tyd in hierdie wêreld oor is, gedoen het. Nou, voordat dit te laat is.

Die Satan kom as 'n engel van die lig na die wêreld om al- mal te mislei. Dit is geen wonder dat die sondes van die wêreld vir dié jongman mooi en begeerlik gelyk het, selfs al het hy die Woord van God geken nie. Hy het seker gedink hy sou nog net één partytjie bywoon, dat Jesus sou verstaan. Maar die dood het geen genade nie ... en hy het gewag tot dit klaar te laat was.

Ek het na die siel van die man voor my gekyk en aan my eie kinders gedink. "O Here, mag hulle U tog dien!" Ek weet dat baie van die lesers wat nou hier lees, ook kinders en ander dierbares het wat hulle nie graag sou wou sien hel toe gaan nie. Vertel vir hulle van Jesus en doen dit voor dit te laat is. Sê vir hulle om hulle sondes te bely; vertel hulle dat God hulle sal vergewe en hulle heilig sal maak.

Die man se noodkrete het vir dae lank nog in my ore weerklink en ek sal nooit, ooit sy berouvolle stem vergeet nie. Ook nie die reuk van die brandende vleis wat in die lug bly hang het nie. Nee, nooit sal ek die verrotting, die doodsreuk, die gate waar daar lank gelede oë was, die vuilgrys mis- tigheid van die siele en die wurms wat oral op die bene rondgekruip het, vergeet nie. Die oorblyfsels van dit wat vroeër 'n mens was, het sy arms pleitend na Jesus uitgesteek toe ons daar wegstap na die volgende vuurpoel toe.

"Liewe Heer," het ek gebid, "gee asseblief vir my die krag om aan te gaan."

Toe hoor ek 'n vrouestem wat wanhopig roep. Maar oral om ons het die klank van die dooies se wanhoopskrete weerklink.

Ons het by die poel gekom waar die vrou wie se stem ek gehoor het, was. Sy het met haar hele siel gepleit dat Jesus haar daar moes wegneem. "Here," het sy uitgeroep, "is ek nie al lank genoeg hier nie? Die lyding en ellende is meer as wat ek kan verduur! *Asseblief,* Here, laat my hier uitkom!" Die hele vae, menslike vorm het geruk soos sy snik en die pyn in haar stem was onbeskryflik. Ek het besef hoe groot haar lyding moes wees.

"Jesus, is daar dan niks wat U kan doen nie?" het ek gevra.

Hy het met die vrou voor ons gepraat: "Toe jy nog op die aarde was, het Ek jou keer op keer na My geroep. Ek het by jou gepleit om jou saak met My reg te maak, om ander te vergewe en die sonde te laat staan. Ek het jou seifs in die nag besoek en jou keer op keer deur my Gees nader geroep. Jy het wel met jou mond gesê dat jy My liefhet, maar jou hart was steeds ver van My af. Het jy dan nie geweet dat niks vir die Here weggesteek kan word nie? Jy het miskien diê mense om jou mislei, maar nie vir My nie. Ek het nog mense gestuur om vir jou te sê om jou te bekeer — maar jy wou nie luister nie. Nee, jy wou nie hoor nie, jy wou ook nie sien nie. Jy het kwaad geword en hulle weggejaag. Ek het jou daar gesit waar jy my Woord kon hoor, maar jy het steeds geweier om jou hart vir My te gee.

"Jy was nie jammer of skaam oor wat jy gedoen het nie. Jy het jou hart verhard en jou rug op My gedraai. Nou is jy ver- lore — vir ewig verlore. Jy moes na My geluister het."

Sy het na Jesus gekyk en Hom begin vloek. Ek kon die teenwoordigheid van die bose geeste aanvoel en het geweet dat dit húlle was wat Hom gevloek het. Hoe verskriklik om vir ewig in die hel verlore te wees! Weerstaan die Duiwel nou, terwyl jy nog kan, dan sal hy van jou af wegvlug.

**Toe praat Jesus weer: "Die wêreld en alles wat daarin is, sal verlore gaan, maar my woorde bly vir ewig staan en sal nie verlore gaan nie.**

## Chapter 5: The Tunnel of Fear

I tried to remember the preaching I had heard about hell. But never had I heard about such dreadful things as the Lord had shown me here. Hell was infinitely worse than anyone could think or imagine. It hurt me so to know that the souls that are now in torment in hell will be there for eternity. There is no way out.

I am determined that I will do everything in my power to save souls from these honors. I must preach the gospel to everyone I meet, for hell is a frightful place, and this is a true report. Do you realize what I am saying? If sinners do not repent and believe the gospel, they will surely end up here.

Believe in the Lord Jesus Christ, and call on Him to save you from sin. Read chapters 3 and 14 of the Gospel of John. And please read this book from cover to cover so you can understand more about hell and the hereafter. As you read, pray that Jesus will come into your heart and wash away your sins before it is too late.

Jesus and I walked on through hell. The pathway was burned, dry, cracked and barren ground. I looked down the rows of pits as far as I could see. I was very tired. My heart, my very spirit, was broken from all I had seen and heard and yet I knew that more was still ahead.

"Jesus, give me the strength to go on," I cried.

As Jesus led, I walked closely behind Him. I was filled with sorrow for all the awful things I had seen. I was wondering inside of me if the world would believe me. I looked to my left and to my right and behind me-there were pits of fire as far as I could see. I was encircled by the fire, the flames and the burning souls. I cried out in sheer terror. The horror and reality of what I was seeing was too much for me to bear.

"O earth, repent," I cried. Great sobs shook my spirit as I walked on with Jesus. I wondered what was next. I wondered what my family and friends were doing. Oh, how I loved them! I remembered how I had sinned before I had returned to Jesus, and I thanked God that I had come back before it was too late.

Jesus said, "We are now about to enter a tunnel which will take us into the belly of hell. Hell is shaped like a human body lying in the center of the earth. The body is lying on her back, with both arms and both legs stretched out. As I have a body of believers, so hell has a body of sin and death. As the Christ-body is built up daily, so the hell-body is also built up daily."

On our way to the tunnel, we walked on past the flaming pits with the cries and moans of the damned ringing in my ears. Many

called out to Jesus as we went by. Others tried to climb out of the pits of fire in order to reach Him, but could not. Too late, too late, my heart cried.

Sorrow was always upon Jesus' face as we walked. I remember looking at the pits of fire and thinking about the many times we had had cookouts in our backyard and how the red hot coals looked when they had been smoldering for hours. It was so much like what I was seeing here in hell.

I was so thankful when we entered the tunnel. I thought, The tunnel cannot possibly be as bad as the pits. But how wrong I was!

As soon as we were inside, I began to see great snakes, large rats and many evil spirits, all running from the presence of the Lord. The snakes hissed at us, and the rats squealed. There were many evil sounds. Vipers and dark shadows were all about us. Jesus was the only light to be seen in the tunnel. I stayed as close to Him as I could.

Imps and devils were all over the sides of this cavern, and they were all going somewhere up and out of the tunnel. I found out later that these evil spirits were going out onto the earth to do Satan's bidding.

Feeling my fear of this dark, damp, dirty place, Jesus said, "Fear not; we will be at the end of the tunnel soon. I must show you these things. Come, follow Me."

Giant snakes slithered past us. Some of the snakes were as large as four feet around and 25 feet long. Dense, dirty odors filled the air, and evil spirits were everywhere.

Jesus spoke. "We will soon be to the belly of hell. This part of hell is seventeen miles high and three miles around like a circle." Jesus gave me the exact measurements.

I will try to the best of my ability to write and tell what I saw and heard. I will do it for the glory of the Father, the glory of the Son and the glory of the Holy Ghost. May the will of God be done.

I knew that Jesus was showing me all these things so that I could warn the men and women of the world to shun hell at all cost. Dear ones, if you are reading this and you do not know Jesus, stop right now, repent of your sins, and invite Him to be your Savior.

## Hoofstuk 5: Die tonnel van vrees

Ek probeer altyd om die dinge wat ek van die hel hoor, te onthou. Maar niks wat ek nog ooit gehoor het, kom eers naby die verskrikking wat die Here self vir my daar gewys het nie. Dit is baie, *baie* erger as wat enigeen kan dink of droom. En dit was vir my verskriklik om te dink dat die siele wat nou daar is, tot in ewigheid daar sal moet ly. Want daar is geen manier om weer daaruit te kom as jy eers daar is nie.

Daarom is ek vasbeslote om alles in my vermoë te doen om soveel mense as moontlik van die ellende wat ek daar gesien het, te red. Ek moet die evangelie oordra aan elkeen met wie ek te doen kry, want die hel is 'n verskriklike plek, en die dinge wat ek gesien het, is waar. Verstaan jy wat ek sê? Elke sondaar wat nie sy sondes laat staan en die evangelie glo nie, sal daar beland.

Glo in die Here Jesus en vra Hom om jou van jou sondes te red. Lees hoofstukke 3 en 14 van die Johannes-Evangelie. En lees asseblief ook hierdie boek deur, sodat jy meer omtrent die hel en die hiernamaals kan verstaan. En as jy hierdie dinge lees, bid dan dat Jesus in jou hart sal inkom en jou sondes sal wegwas voordat dit te laat is.

Jesus en ek het verder deur die hel geloop. Die paadjie waarop ons was, was droog en geskroei, die grond bar en gebars. Die vuurpoele langs ons het so ver as wat ek kon sien, gestrek. My hart en my gees was gebreek. Wat ek gesien het, was net te veel om in te neem — en tog het ek geweet dat dit nog nie die einde was nie.

"Jesus, gee asseblief vir my die krag om aan te gaan!" het ek gesoebat.

Hy het vooruit geloop en ek het die hele tyd naby Hom gebly. My hart was bitterlik seer oor al die verskriklike dinge wat ek gesien het en ek het heimlik gewonder of die wêreld my sou glo. Ek het links en regs en agter my gekyk... en daar was net vuurpoele so ver as wat ek kon sien. Dit was 'n vlammesee reg rondom my — 'n see van vuur en brandende siele. Die verskrikking was net te veel om te verduur en ek het van angs begin skree.

"Wêreld, bekeer jou tog!" het ek geroep. Ek het geen beheer oor my snikke gehad, daar waar ek saam met Jesus geloop het nie. Ek het gewonder wat my vriende en familie doen en my liefde vir hulle het in my hart gebrand. Ek het weer gedink aan al my sondes voordat ek na Jesus teruggekeer het, en God gedank dat ek na Hom kon terugkeer voordat dit te laat was.

Toe sê Jesus: "Ons gaan nou deur 'n tonnel loop wat ons tot by die middelpunt van die hel sal neem. Die hel lyk soos 'n menslike liggaam

wat in die middel van die aarde lê. Die lig- gaam lê op haar rug, met die hande en voete uitgestrek. Net soos wat Ek 'n liggaam van gelowiges het, het die hel weer 'n liggaam van sonde en dood. En net soos die liggaam van Christus elke dag opgebou word, word die liggaam van die hel ook daagliks opgebou."

Ons het op pad na die tonnel tussen die vuurpoele deurgeloop en ek kon die krete van die verlorenes oral om my hoor. Baie van hulle het na Jesus geroep terwyl ons besig was om by hulle verby te loop. Ander het weer probeer om by die vuurpoele uit te klim om by Hom te kom, maar kon dit nie regkry nie. Te laat, te laat, het ek in my hart gehuil.

Daar was 'n diepe hartseer op Jesus se gesig terwyl ons tussen die verlore siele deurgeloop het. Die vuurpoele met hulle gloeiende kole het my laat dink aan hoe dit lyk as 'n mens potjiekos maak en die kole lank nog rooiwarm gloei.

Ek was eintlik dankbaar toe ons uiteindelik by die tonnel kom, want, het ek gedink, dit kan tog nie naastenby so erg soos al die vuurpoele wees nie. Maar ek was verkeerd!

Daar was yslike slange, groot rotte en bose geeste oral om ons en almal van hulle het uit die teenwoordigheid van die Here probeer wegkom. Die slange het gesis en die rotte het benoud gepiep. Daar was so baie bose geluide! Ek het om my gekyk en al die slange en donker skaduwees gesien. Die lig wat van Jesus uitgestraal het, was al lig wat daar in die tonnel was. Ek het so na as moontlik aan Hom gebly.

Die duiwels en demone langs die wande van die tonnel was almal besig om iewers uit te gaan en ek het eers later gehoor dat hulle op pad was na die aarde om die Satan se bose werk te gaan doen.

Jesus het my vrees vir die verskriklike donker, vuil plek aangevoel en gesê: "Moenie bang wees nie, ons is binnekort by die punt van die tonnel. Ek móét vir jou al hierdie dinge wys. Kom, volg My."

Yslike slange het by ons verby geseil. Party was meer as 'n meter in omtrek en tot agt meter lank. Dit het vieslik geruik en ek kon die teenwoordigheid van die bose om ons aanvoel.

Toe sê Jesus: "Ons sal binnekort in die middel, die 'maag' van die hel wees. Hierdie deel van die hel is 27,2 kilometer hoog en 4,8 kilometer in omtrek — soos 'n sirkel." Hy het vir my die presiese afmetings gegee.

Ek sal my bes doen om die dinge wat ek gesien en gehoor het, so akkuraat as moontlik weer te gee. En ek doen dit ter wille van die heerlikheid van die Vader, die heerlikheid van die Seun en die heerlikheid van die Heilige Gees. Mag die wil van God seëvier.

Ek het beset dat Jesus my al daardie dinge wys sodat ek die mense van die wêreld kan waarsku om die hel tot elke prys te vermy. Liewe

Leser, as jy nou hier lees en Jesus nog nie ken nie, word nou dadelik stil, bely jou sondes en nooi Hom om jou Verlosser te wees.

## Chapter 6: Activity in Hell

A head of us I could see a dim, yellow light. Jesus and I had come out of the tunnel of fear and now stood on a dirty ledge overlooking the belly of hell. As far as I could see, there was a great amount of activity going on in the center (the belly) of hell.

We stopped, and Jesus spoke. "I am going to take you through the belly of hell, and I am going to reveal many things to you. Come, follow Me." The two of us walked on.

Jesus said, "Ahead are many terrors. They are not the figment of someone's imagination-but they are real. Be sure to tell your readers that demon powers are real. Tell them also that Satan is real, and the powers of darkness are real. But tell them not to despair, for if My people which are called by My name will humble themselves and pray and turn from their wicked ways, then I will hear from heaven and heal their lands and their bodies. Just as surely as heaven is real-even so, hell is also real"

God wants you to know about hell, and He wants to save you from that place. God wants you to know you have a way out. That way is Jesus Christ, the Savior of your soul. Remember, only those with their names written in the Lamb's Book of Life will be saved.

We came to the first activity in the belly of hell. It was to the right of where we had entered and up on a small hill in a dark corner of hell.

I remembered the words of the Lord when He said to me, "It will seem sometimes like I have left you, but I will not. Remember that I have all power in heaven and in earth. At times the evil spirits and lost souls will not see us or know we are here. Fear not. What you are about to see is real. These things are happening right now and will continue to happen until death and hell are cast into the lake of fire."

Reader, make sure your name is written in the Lamb's Book of Life.

Ahead of us I could hear voices and the cries of a soul in torment. We walked up the small hill and looked over. A light filled the area, so I could see clearly. Cries like you have never thought possible were filling the air. They were the cries of a man.

"Listen to Me," said Jesus. "What you are about to see and hear is true. Take heed you ministers of the gospel, for these are faithful and true sayings. Awake, evangelists, preachers, and teachers of My Word, all of you who are called to preach the gospel of the Lord Jesus Christ. If you are sinning, repent or you will likewise perish."

We walked up to within fifteen feet of this activity. I saw small dark-clothed figures marching around a boxlike object. Upon closer

examination, I saw that the box was a coffin and the figures marching around it were demons. It was a real coffin, and there were twelve demons marching around it. As they marched, they were chanting and laughing. Each one had a sharp spear in his hand, which he kept thrusting into the coffin through small openings that lined the outside.

There was a feeling of great fear in the air, and I trembled at the sight before me.

Jesus knew my thoughts, for He said, "Child, there are many souls in torment here, and there are many different types of torment for these souls. There is greater punishment for those who once preached the gospel and went back into sin, or for those who would not obey the call of God for their lives. "

I heard a cry so desperate that it filled my heart with despair. "No hope, no hope!" he called. The hopeless cry came from the coffin. It was an endless wail of regret.

"God, how awful!" I said.

"Come," said Jesus, "let's go closer." With that, He walked up to the coffin and looked inside. I followed and also looked in. It appeared that the evil spirits could not see us.

A dirty-gray mist filled the inside of the coffin. It was the soul of a man. As I watched, the demons pushed their spears into the soul of the man in the coffin.

I will never forget the suffering of this soul. I cried to Jesus, "Let him out, Lord; let him out." The torment of his soul was such a terrible sight. If only he could get free. I pulled at Jesus' hand and begged Him to let the man out of the coffin.

Jesus said, "My child, peace, be still."

As Jesus spoke, the man saw us. He said, "Lord, Lord, let me out. Have mercy." I looked down and saw a bloody mess. Before my eyes was a soul. Inside the soul was a human heart, and blood spurted from it. The thrusting of the spears were literally piercing his heart.

"I will serve You now, Lord." He begged, "Please let me out." I knew that this man felt every spear that pierced his heart.

"Day and night, he is tormented," the Lord said. "He was put here by Satan, and it is Satan who torments him."

The man cried, "Lord, I will now preach the true gospel. I will tell about sin and hell. But please help me out of here."

Jesus said, "This man was a preacher of the Word of God. There was a time when he served Me with all his heart and led many people to salvation. Some of his converts are still serving Me today, many years later. The lust of the flesh and the deceitfulness of riches led him astray. He let Satan gain the rule over him. He had a big church, a fine car, a large income. He began to steal from the church offerings. He began to teach lies. He spoke mostly half-lies and half-truths. He

would not let Me correct him. I sent My messengers to him to tell him to repent and preach the truth, but he loved the pleasures of this life more than the life of God. He knew not to teach or preach any other doctrine except the truth as revealed in the Bible. But before he died, he said the Holy Ghost baptism was a lie and that those who claimed to have the Holy Ghost were hypocrites. He said you could be a drunkard and get to heaven, even without repentance.

"He said God would not send anyone to hell -that God was too good to do that. He caused many good people to fall from the grace of the Lord. He even said that he did not need Me, for he was like a god. He went so far as to hold seminars to teach this false doctrine. He trampled My Holy Word under his feet. Yet, I continued to love him.

"My child, it is better to have never known Me than to know Me and turn back from serving Me," said the Lord.

"If only he had listened to You, Lord!" I cried. "If only he had cared about his soul and the souls of others. "

"He did not listen to Me. When I called he would not hear Me. He loved the easy life. I called and called him to repentance, but he would not come back to Me. One day he was killed and came immediately here. Now Satan torments him for having once preached My Word and saved souls for My kingdom. This is his torment."

I watched the demons as they continued to march around and around the coffin. The man's heart beat and real blood ran from it. I will never forget his cries of pain and sorrow.

Jesus looked at the man in the coffin with great compassion and said, "The blood of many lost souls are upon this man's hands. Many of them are in torment here right now." With sorrowful hearts, Jesus and I walked on.

As we left, I saw another group of demons coming up to the coffin. They were about three feet high, dressed in black clothes, with black hoods over their faces. They were taking shifts tormenting this soul.

I thought of how pride in all of us at times makes us unwilling to admit mistakes and ask for forgiveness. We refuse to repent and humble ourselves, and we go on as if we alone were ever right. But listen, soul, hell is real. Please do not go to that place.

Then Jesus showed me a giant clock, stretched out across the whole world. And I heard it ticking. The hour hand was nearing the twelve o'clock position, and the minute hand raced around until it stopped at three minutes before twelve. Stealthily the minute hand moved toward the hour. As it moved, the ticking became louder and louder until it seemed to fill the whole earth.

God spoke like a trumpet, and His voice sounded like many waters. "Listen and hear what the Spirit is saying to the churches," He

said. "Be ready, for at a time you think not, I will come again. I hear the clock striking. It is twelve o'clock. The Bridegroom has come for His bride."

Are you ready for Christ's coming, my friend? Or will you be like those who say, "Not today, Lord?" Will you call upon Him and be saved? Will you give your heart to Him today? Remember, Jesus can and will save you from all evil if you call on Him today, and repent. Pray for your family and your loved ones that they will come to Christ before it is too late.

Listen as Jesus says, "I will protect you from evil. I will keep you in all your ways. I will save you. I will save your loved ones. Call upon Me today and live. "

With many tears, I pray that all of you who read this book will realize the truth before it is too late. Hell is for eternity. I am trying to the best of my ability to reveal all I saw and heard. I know these things are true. As you read the remainder of this book, I pray that you will repent and take Jesus Christ as your personal Savior.

I heard the Lord say, "It is time to go. We shall return again tomorrow."

## Hoofstuk 6: Aktiwiteite in die hel

Daar was 'n dowwe geel lig voor ons. Ons was deur die ton- nel van vrees en het op 'n vuil rotslys gestaan, van waar ons die middelpunt of "maag" van die hel kon sien. Van waar ons was, het dit vir my gelyk asof daar baie aktiwiteite daar onder was.

Ons het gaan staan en Jesus het gesê: "Ek gaan jou deur die middelpunt van die hel neem en baie dinge aan jou openbaar. Kom, volg My." Toe stap ons aan.

Hy het weer gepraat: "Jy gaan ontsettende dinge sien. Nie een daarvan is fiktief of kom uit 'n mens se verbeelding nie — nee, alles wat jy gaan sien, is die werklikheid. Maak tog seker dat jy vir jou lesers vertel dat demoniese magte 'n werklikheid is. Sê ook vir hulle dat die Satan 'n werklikheid is. Maar sê vir hulle om nie wanhopig te raak nie. Want as my kinders wat ek op die naam geroep het, hulle voor My verootmoedig, My in die gebed aanroep en hulle van hulle verkeerde lewe be- keer, sál Ek hulle uit die hemel hoor en hulle liggame en lande genees. En, net soos wat die hemel 'n werklikheid is, is die hel óók 'n werklikheid."

**God wil hê jy moet van die hel weet en Hy wil jou daarvan red. Hy wil hê jy moet weet dat daar 'n uitweg is: Jesus Christus, die Verlosser van jou siel. Onthou tog dat net diegene wie se name in die Lam se Boek van die Lewe staan, gered sal word.**

Toe kom ons by die eerste aktiwiteit daar in die middelpunt van die hel. Dit was aan ons regterkant, bo-op 'n kleinerige heuweltjie in 'n donker hoek van die hel.

Ek onthou goed hoe die Here Jesus vir my gesê het: "Dit mag miskien met tye vir jou voel asof ek jou verlaat het, maar ek sal dit beslis nie doen nie. Onthou, alle mag in die hemel en op aarde behoort aan My. Daar sal ook tye wees waarop die bose magte ons nie sal sien nie en nie van ons teenwoor- digheid bewus sal wees nie. Moenie bang wees nie. Wat jy nou gaan sien, bestaan regtig. Hierdie dinge is nóú besig om te gebeur en sal aanhou om te gebeur totdat die dood en die hel in die groot poel van vuur gewerp word.

Liewe leser, maak asseblief seker dat jou naam in die Boek van die Lewe van die Lam staan!

Die klank van stemme het van voor af gekom, ook die angswekkende krete van 'n siel in nood. Ons het teen die heuwel uitgeklim en na onder gekyk. Daar was 'n helder lig, en ek kon duidelik sien wat onder aangaan. Die krete het die hele ruimte om ons gevul — ek het nog nooit in my lewe so iets gehoor nie. Dit was krete wat van 'n méns gekom het.

**"Luister na My," het Jesus gesê. "Wat jy nou gaan sien en**

**hoor, is waar. Luister, predikers van die evangelie, want hierdie woorde is waar en eg. Word wakker, evangeliste, predikers en leraars van my Woord, almal wat geroepe is om die evangelie van die Here Jesus Christus te verkondig. As jy sondig, bekeer jou, anders sal jy ook só vergaan."**

Ons het tot so vyf meter van waar die aktiwiteite was, geloop. Daar was klein figure in donker klere en hulle het al om 'n vierkantigrige ding beweeg. Ek het stip na die ding gekyk en gesien dat dit 'n doodskis was. Die figure daar random was demone. Dit was 'n regte kis en daar was twaalf de- mone. Hulle het geloop en praatsing, en hulle het ook gelag. Elkeen het 'n skerp spies in die hand gehad, en hulle het die spiese deur klein gaatjies binne-in die kis ingedruk.

Ek kon die atmosfeer van vrees aanvoel en dit wat ek gesien het, het my laat bewe.

Jesus het geweet wat ek dink en hoe ek voel, want Hy het vir my gesê: "Kind, daar is baie siele wat hier gemartel word, en hulle word ook op verskillende maniere gemartel. Dié wat eers die evangelie verkondig het en toe weer teruggekeer het na die sonde, word méér as die ander gemartel. So ook dié wat nie gehoorsaam wou wees aan God se roeping vir hulle lewe nie."

Ek het 'n wanhoopskreet gehoor en dit was só verskriklik, dat my hart ook van wanhoop gebewe het. "Geen hoop nie! Geen hoop nie!" het hy uitgeroep. Die stem het uit die kis uit gekom. Dit was vol berou en het net aan- en aangehou.

"Hoe verskriklik!" het ek uitgeroep.

"Kom," het Jesus gesê, "kom ons gaan nader." Daarop het Hy na die kis toe geloop en binne-in gekyk. Ek het Hom gevolg en ook binne-in gekyk. Ek het die indruk gekry dat die bose geeste ons nie kon sien nie.

Die binnekant van die kis was in 'n vuilgrys mis gehul. Dit was 'n man se siel. En terwyl ons staan en kyk het, het die bose geeste hulle spiese weer en weer tot diep binne-in sy siel gesteek.

Ek sal die lyding van daardie arme siel nooit in my lewe vergeet nie en het spontaan gevra: "Laat hom tog uitkom, Here!" Dit was verskriklik om sy lyding te sien. As hy maar net daar kon uitkom! Ek het aan Jesus se hand geraak en Hom gesmeek om die man uit die kis uit te haal.

Maar Hy het gesê: "Wag, my kind, wees stil."

Toe sien die man ons en sê: "Here, Here, laat my tog hier uit! Here, bewys tog genade aan my!" Ek het na hom gekyk — dit was net bloed. Dit was 'n *siel* daar voor my oë, 'n siel met 'n mensehart in die middel. Die spiessteke het die hart deurboor en die bloed het letterlik daar uitgespuit.

"Ek sal U nou dien, Here," het hy gepleit. "Laat my asse- blief hier uitkom." Ek het beset dat hy elke spies deur sy hart kon voel steek.

"Hy word dag en nag so gemartel," het die Here Jesus gesê. "Die Satan het hom self hier gesit en dit is hy wat hom so martel."

"Here, ek sal nou die ware evangelie verkondig," het hy weer gesoebat. "Ek sal van die sonde en die hel vertel. Laat my net asseblief hier uitkom."

*"Hierdie man was 'n prediker van die Woord van God," het Jesus vertel. "Daar was 'n tyd toe hy My met sy hele hart gedien het en baie mense tot verlossing gelei het. Sommige van daardie mense dien My vandag nog, al is dit al baie jare later. Maar hy is deur die vlees en deur die aanloklikheid van rykdom op die verkeerde pad gelei. Hy het onder die Satan se beheer gekom. Hy het 'n groot gemeente, 'n pragtige motor en 'n groot inkomste gehad. En tog het hy van die kerk se offergawes begin steel. Hy het begin om leuens te verkondig - meestal halwe waarhede. Hy wou nie na My luister as Ek hom wou reghelp nie. Ek het boodskappers gestuur om vir hom te sê om hom te bekeer en weer die waarheid te verkondig, maar die plesier van hierdie wêreld was vir hom belangriker as God. Hy het goed geweet dat hy nie enigiets anders as die waarheid moes verkondig nie, maar het voor sy dood begin sê dat vervulling met die Heilige Gees 'n leuen is en dat enigeen wat sê dat hy met die Gees vervul is, skynheilig is. Hy het ook gesê dat selfs 'n dronkaard in die hemel kan kom sonder om berou oor sy sondes te he.*

*"Hy het gesê dat die Here beslis nie enige mens hel toe sal stuur nie, omdat Hy veels te goed is om so iets te doen. En só het hy baie goeie mense van God af weggelei. Hy het selfs gesê dat hy My nie nodig het nie, omdat hy self soos 'n god is! En hy het seminare gehou om die valse leer te verkondig. Hy het my heilige Woord onder sy voete vertrap — en tog het Ek hom steeds liefgehad.*

"My kind, dit is beter om My nie te geken het nie, as om My te ken en dan jou rug op My te draai," het die Here vir my gesê.

"As hy maar net na U geluister het, Here!" het ek uitgeroep. "As hy maar net omgegee het vir sy siel en vir dié van ander!"

"Hy het nie na My geluister nie. Ek het na hom geroep, maar hy wou nie luister nie. Die gemaklike lewe was vir hom belangriker. Ek het keer op keer na hom geroep om hom te bekeer, maar hy wou nie na My terugkeer nie. Toe sterf hy — en kom reguit hiernatoe. Nou martel die Satan hom so omdat hy lank gelede my Woord verkondig het en siele daardeur in my koninkryk gekom het. Dit is hoe hy nou moet ly."

Ek het gestaan en kyk hoe die demone om en om die kis loop. Die man se hart het aanhou klop en die bloed het uitgespuit. Ek sal nooit vergeet hoe hy daar binne van ellende en droefheid geskree en gegil het nie.

Jesus het met groot medelye na die kis gekyk en gesê: **"Dié man het die bloed van baie verlore siele op sy hande. Baie van hulle is juis nou hier en moet hierdie ellende verduur."**
Ek het saam met Jesus aangestap en ons harte was swaar.

Met die wegstap het ek 'n ander groep demone na die kis sien aanstap. Hulle was so 'n meter lank en het swart klere aangehad, met swart kappe wat hulle gesigte bedek het. Dit was die volgende "skof" se beurt om die siel in die kis te gaan martel.

Ek het daaraan gedink dat alle mense soms hoogmoedig is, te trots om hulle foute te erken en om vergifnis te vra. Ons weier om ons te verootmoedig en ons sondes te bely, en gaan voort asof ons altyd reg is. Maar, luister liewe leser, die hel is 'n werklikheid. Moet asseblief nie na daardie plek toe gaan nie!

Jesus en ek het na 'n ooptetjie geloop. Die plek was met klippe besaai. Daar was lae mure van grond en klip, 'n Helder lig het uit 'n area omtrent die grootte van 'n danssaal geskyn.

Toe sê die Here Jesus vir my: "My kind, kyk nou na die werk van die Satan." Dit is wat ek gesien en gehoor het.

Skielik het ek pragtige musiek gehoor en 'n dansvloer in die middel van die danssaal-area gesien. Dit was helder verlig. Daar was vyf pragtige, dansende vroue op die dans- baan. Hulle het in 'n ry gestaan en saam op maat van die musiek beweeg. Hulle het gelag terwyl hulle dans. Dit het soos 'n skoonheidskompetisie gelyk, want hulle was regtig besonder mooi — só mooi, dat hulle eintlik onwerklik voor- gekom het.

Hoe kan sulke mooi wesens in die hel wees? het ek gewonder. Hulle het besonder mooi en duur klere aangehad. Hulle was regtig volmaak mooi en ek het gewonder wat hulle in die hel doen. Hulle het immers nie sleg of boos gelyk nie.

Toe sien ek die vlamme by hulle en merk dat hulle bewegings en dié van die vlamme, ooreenstem. Dit was asof hulle binne-in die vlamme beweeg, maar hulle het nie gebrand of pyn gevoel nie.

Die musiek het skielik opgehou en dit het stil geword. Die vroue het gaan staan. Ek kon iemand na hulle toe sien stap en het die teenwoordigheid van die bose aangevoel. Dit was oor- weldigend en verskriklik boos.

Toe sien ek die agterkant van 'n donker persoon. Hy was in skadu's gehul en sy rug was na my toe gedraai. Hy het 'n lang donker mantel met 'n kap aangehad, en daar was twee mans- figure by hom. Hulle me was na my en Jesus gekeer en ek het besef dat hulle ons nie kon sien nie.

"Kyk," het Jesus gesê.

Ek het besef dat die bose figuur voor my die Satan self was, want die vroue het voor hom gebuig en begin sing: "Gegroet, Satan!

Gegroet, Satan!"

Toe praat hy met hulle en sê: "My dogters, julle het my bevele gehoorsaam en is nou gereed om op die aarde uit te gaan en my wil te doen. Julle het die mag van duistemis ont- vang en al die bronne van die hel is tot julle beskikking om julle in julle werk te help."

Toe lag hy — 'n verskriklike geluid — en sê: "En om julle net te laat besef hoe magtig ek is, gaan ek nou aan julle demonstreer wat sal gebeur as julle nie elke woord wat ek sê, gehoorsaam nie."

Hy het sy arms oor hulle geswaai en hulle het dadelik begin kerm en uitroep: "Asseblief, Satan, moet dit nie doen nie! Ons sal alles doen wat u ons beveel. Asseblief, Satan, moet ons tog nie martel nie!" Maar hy het nie geluister nie.

Ek het stom gestaan en kyk hoe die pragtige vroue voor my begin verander, hoe hulle net soos die grys, doodse siele van die hel word. Waar hulle eers wondermooi was, was hulle nou afskuwelik en walglik. Hulle beeldskone liggame het verdwyn en in die plek daarvan het ek vyf doodse, vieslike vorms voor my sien staan. Hulle was vol demone en bose geeste en yslike, lang slange het by hulle ingewande uitgeseil.

"Jesus, wat beteken dit?" het ek gevra. Maar Hy het my nie geantwoord nie.

"Satan, gee asseblief vir ons ons mooi liggame terug," het hulle gesoebat. "Ons sal gehoorsaam wees aan u." Hy het weer sy arm geswaai . . . en hulle het terug verander in die beeldskone vroue van vroeër. Hulle het weer vrolik gelag.

"Luister na my en wees gehoorsaam," het Satan vir hulle gesê. "Doen alles wat ek vir julle sê, dan sal julle hierdie mooi liggame behou. Kyk nou mooi, want ek gaan vir julle wys waar julle my bose werk moet gaan doen."

Die man aan die Satan se linkerkant het sy hand opgesteek en skielik was daar 'n helder ligkol op een van die mure aan die oostekant. Toe verskyn daar 'n rolprentskerm, met tonele van doodgewone, alledaagse plekke.

"Gaan na hierdie plekke toe en lewe daar soos gewone, normale mense," het Satan gesê. "Mislei baie mense en hou soveel as moontlik van die Here af weg. Ek sal julle dophou en weet van elke beweging wat julle maak. Pas op dat nie- mand uitvind waarmee julle besig is nie — ek sal julle oppas."

Hy het sy hand na die skerm uitgesteek, en die tonele teen die muur het in beweging gekom. Daar was 'n gewone straat, 'n nagklub, 'n winkel, 'n bakkery, 'n afdelingswinkel, 'n bank, 'n troue, 'n rommelverkoping, 'n kerk en 'n stadsaal. Dit was doodgewone plekke ... en hy het vir hulle nog ander soortgelyke plekke ook gewys.

"Julle sal baie mense mislei en van die waarheid afvallig laat

word. Julle sal oor die hele aarde reis, my werk doen en na my toe terugkom om te rapporteer. As julle hulp nodig het, moet julle net sê, dan stuur ek dit. Julle is goed opgelei en weet presies hoe om julle demoniese mag te gebruik. Dit is julle taak om siele vir my te wen. **Lok hulle deur middel van towerkuns, valse godsdienste en kultusse. Christene wat nie sterk is nie, kan met vleeslike versoekings oorrompel word. Julle kan ook die saad van twyfel saai sover dit die waarheid van God se Woord aan betref. Laat soveel mense as moontlik hulle rug op die evangelie draai, en vernietig hulle as julle kan."**

'n Figuur het 'n hoë kateder voor Satan kom neersit. Hy het die papier wat daarop was, opgetel en 'n hele klomp goed vir die vroue begin lees. Ek het party van die dinge verstaan, maar nie almal nie.

“Kies een siel per week," het hy gesê, "en werk die hele week lank met hom. Ek sal julle elke keer drie weke gee om met so iemand te werk en hom afvallig van God te maak, dan moet julle weer aan my terug rapporteer. Julie sal niks kortkom nie, want daar is baie rykdom tot julle beskikking. Onthou ook dat die siel wat julle wen, weer ander vir my kan wen. Werk hard, dan sal ek julle beloon. Maar as julle ongehoorsaam is, sal ek vir die wêreld wys hoe julle regtig lyk. Onthou ook dat julle die mag het om enige vorm aan te neem. Ek sal vir julle alles gee wat julle nodig het om suksesvol te wees. Gaan nou en gaan doen my werk, en kom oor 'n maand terug.

“Ek sal wen in die stryd teen God!" het hy uitgeroep. Hy het weer sy arm geswaai en die pragtige vroue het wegbe- weeg, na die wêreld toe.

Net die vuur het oorgebly waar die vyf beeldskone vroue eers gestaan het. "Kyk," het Satan vir die twee mans by hom gesê en na die skerm gewys, "ek haat God . . . en hulle sal goed vir my werk."

Ek kon op die skerm sien hoe die pragtige vroue deur die wêreld beweeg. Hulle was op straat, in die winkels, by die kerk, in die kroeë. En oral was hulle besig om hulle bose werk te doen. Hulle was waarlik verleidende geeste, demone uit die hel wat op die aarde losgelaat is — en die mense om hulle het dit nie beset nie.

Ek het opnuut beset dat demoniese magte 'n werklikheid is. Hulle is waarlik daarop uit om elkeen wat mislei kan word, te mislei. Hulle lieg, steel en bedrieg om gewone mense in dis- sipels van die Satan te verander.

Die skerm was skielik weg en die Satan en die twee mans by hom het in 'n rookwalm verdwyn.

Toe wys die Here Jesus my 'n reuse horlosie wat van die een punt van die aarde tot by die ander strek. Ek kon hoor hoe die sekondes aftik. Die uurwyser was amper op twaalf en die minuutwyser het by drie minute voor twaalf gaan staan. Toe begin dit stadig maar seker na

